SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 27 SEPTEMBER 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

STIL SLEUTEL KENNISGEWINGS

DIE SARL 80 M QSO PARTYTJIE OP 1 OKTOBER

en

DIE UITSLAE VAN DIE VYFDE SARL WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

STIL SLEUTEL KENNISGEWINGS

Die Nuusspan is bewus van twee WhatsApp-boodskappe oor radio amateurs wat oorlede is. Plaas die inligting in die Nuus In-boks op die Liga-webwerf, sodat die SARL-databasis opgedateer kan word en die name in SARL Nuus en Radio ZS genoem kan word.

DIE SARL 80 M QSO PARTYTJIE OP 1 OKTOBER

Die tweede been van die SARL 80 m QSO Partytjie is op die lug vanaf 17:00 tot 20:00 UTC op Donderdag 1 Oktober 2020. Dit is 'n foon kompetisie en die uitruil is 'n RS-verslag en jou naam en roepsein. Jy verdien 10 punte per QSO en 15 punte vir 'n QSO met 'n stasie buite Suid-Afrika. Stuur jou logboek in SLEGS MS Excel-formaat na louis.zs5lp@gmail.com teen Donderdag 8 Oktober 2020. Al die inligting is op bladsy 30 van die 2020 SARL Blouboek.

DIE OKTOBER 2020 RADIO ZS

Die Oktober 2020 uitgawe van Radio ZS sal op Woensdag 30 September beskikbaar wees. In hierdie uitgawe kan jy meer uitvind oor die nuwe lisensie klas wat op 1 Oktober in werking tree. Marius, ZS1ML vertel ons van die DX Commander-antenne en verduidelik ook 'wat is kompetisies.' Ean, ZS1PR vertel meer oor die SMILE-satelliet en ons wys hoe jy 'n 2 meter-antenna van 'n satellietskottel kan maak. Dan is daar agt artikels oor antennas met sperspoele en ons kyk na draadloos in die tweede Anglo-Boere oorlog en die identifisering en lokalisering van radiofrekwensie-inmenging. En meer ...

’N BESIGE NAWEEK OM OKTOBER TE BEGIN

Die tweede been van die Antieke Draadlose Vereniging se Buis QSO Partytjie vind op 3 en 4 Oktober plaas. Die AM Buis QSO Partytjie is van 13:00 tot 17:00 UTC op Saterdag 3 Oktober en die ESB Buis QSO Partytjie van 13:00 tot 17:00 UTC op Sondag 4 Oktober met aktiwiteite op 40 en 80 meter. Die uitruiling is ’n RS-verslag, jou roepsein, ’n opeenvolgende reeksnommer vanaf 001 en die tipe radio wat gebruik word. Stuur jou logstaat aan andyzs6ady@vodamail.co.za teen Maandag 19 Oktober 2020. Die reëls is op bladsy 21 van die 2020 Blouboek.

Die Fox Mike Hotel Draagbare Werking Uitdaaging is ’n agtereenvolgende blok van agt ure, gekies deur die deelnemer om te pas by die toepaslike streek in die wêreld waar die deelnemer woon, tussen 00:00 UTC op Saterdag 3 Oktober en 23:59 UTC op Sondag 4 Oktober met GG, foon en digitale modus op 80, 40, 20, 15 en 10 meter . Daar is twee klasse van deelname - draagbare ”P” en QTHer ”Q.” Die ruiling is die stasie klas (Q of P), unieke reeksnommer en Maidenhead-ruitblok van 4 karakters. (Roepseine, frekwensie, datum, tyd (in UTC) en krag wat gebruik word, moet ook aangeteken word). Kry al die inligting op https://foxmikehotel.com/challenge/

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

”FOGHORN” IS TERUG OP DIE BANDE, RAPPORTEER DIE IARU MONITERINGS DIENS

Die Sjinese ”Foghorn” radar (OTH-R) verskyn weer in die logstate van die Internasionale Amateur Radio-unie Moniterings Diens (IARUMS) in IARU-streek 1. Terwyl die verslae weerspieël wat deur stasies hoofsaaklik in Europa gehoor word, kan dieselfde steurings ander dele van die wêreld beïnvloed, afhangend van die tyd van die dag. Vanweë sy klank het die voormalige IARUMS Streek 1-koördineerder Wolf Hadel, DK2OM, dit so genoem en die Foghorn is in 2017 die eerste keer op amateur bande gerapporteer. Die sein is frekwensie modulasie op puls (FMOP) met 66,66 pulse per sekonde sarsies.

”In Augustus het ons aansienlik meer OTH-radars uit die Verre Ooste gevind, veral die stelsel bekend as ’Foghorn’,” het Peter Jost, HB9CET, IARUMS-streek 1-koördineerder gesê en dat die Foghorn-fasiliteite ’n sein met ’n bandwydte van 10 kHz genereer. ”Maar ook, die berugte Russiese ’Contayner’-radar het steeds ons bande, veral 20 meter, daagliks besoedel.”

Die Foghorn is op 40 meter gehoor, in die omgewing van 7 113 - 7 123 kHz en 7 165 - 7 175 kHz. Ander OTH-R-seine wat opgespoor word na, of glo word in, Sjina verskyn elders op die band met ewe breë seine. Sjinese OTH-R-seine is ook op 20 meter op verskillende plekke gemonitor.

Russiese ”Contayner” OTH-R-seine is op verskeie 20 meter frekwensies in Augustus opgemerk. Daar word geglo dat ’n luier sein op 14 221 kHz uit Kazakstan kom, wat elke aand verskyn. ’n Foghorn OTH-R verskyn in die segment 14 338 - 14 348 kHz.

DIE UITSLAE VAN DIE VYFDE SARL WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP

Een-en-vyftig logstate is ontvang vir die 5de been van die Woensdag 80 meter naelloop, met 1 096 QSOs wat in die aktiwiteit van een uur gemaak is (of 18,2 QSOs per minuut!)

1ste Wesrand ARK - 918 punte (16 logstate)

2de die Boland ARK - 900 punte (16 logstate)

3de die Bo-Karoo ARK - 580 punte (6 logstate)

4de die Hibiskus ARK - 204 punte (5 logstate)

En die individuele tellings

1ste Nico, ZS4N - 124 punte

2de Sybrand, ZS1SJ - 116 punte

3de Johan, ZS1A en Dennis, ZS95SARL - 114 punte

5de Romeo, ZS6ARQ - 110 punte

Die volledige stel uitslae is in HF Happenings 918 gepubliseer.

KLUB NUUS

Die Magalies ARK het hul AJV op 19 September gehou. Die volgende lede is in die komitee verkies:

Voorsitter: Thys Maree, ZS6MJM

Ondervoorsitter: Hannes Enslin, ZS6JDE

Sekretaris: Corlie Smit, ZS6CHS

Tesourier: Pieter Myburgh, ZS6PAM

Media-redakteur: Peter Spickett, ZS6SP

Sosiale koördineerder: Kleingert Horn, ZS6HRN

Bulletin-koördineerder: Richard Peer, ZS6UK

Assistent Bulletin-koördineerders: Jasper Malan, ZS6JMA en Johan du Plessis, ZS6PSS

Tegnies: Leon van der Linde, ZS6AYS

Kompetisie koördineerder: Helgard Honiball, ZS6HON

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar nie sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir

die week gebruik. Danksy die onlangse dag-en-nag-ewening kan radio amateurs kan veral met sonsopkoms en sonsondergang goeie DX openinge op die 15 tot 40 m bande verwag. 10 m kan ook verras. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Laastens 'n dagboek van 'n paar komende gebeure:

Vandag tot middernag UTC - die CQ WW RTD kompetisie

1 Oktober - die SARL 80 m QSO Party

3 Oktober - AWA AM Buis QSO Party

4 Oktober - AWA SSB Buis QSO Party en die RSGB DX-wedstryd

3 en 4 Oktober - die FMH Draagbare Operasie Uitdaging

10 Oktober - die Lente QRP kompetisie

11 tot 16 Oktober - die IARU Streek 1 Virtuele Algemene Konferensie

17 Oktober - CQ Hou Koers

17 en 18 Oktober - JOTA

24 en 25 Oktober - die CQ WW DX ESB kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die Nuusspan is bewus van twee WhatsApp-boodskappe oor radio amateurs wat oorlede is. Plaas die inligting in die Nuus In-boks op die Liga-webwerf, sodat die SARL-databasis opgedateer kan word en die name in SARL Nuus en Radio ZS genoem kan word.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy, ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.